# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK

## GEMEENTE SWELLENDAM

1958-1968.



*ERRATUM: Derde bladsy van agter, tweede kolom voorlaaste paragraaf negende reël van onder moet lees: 16 JUNIE 1958 in plaas van 16 Julie 1958.*

## WOORD VOORAF

Met die Algemene Kerkvergadering van 1967 is die voorstel gemaak, dat die gemeentes van die Kerk beskrywe sal word as „die plaaslike en normale verskyningsvorm van die Kerk". In hierdie verband sou mens kan beklemtoon dat die gemeente nie net verskyningsvorm van die sinodaal-georganiseerde kerklike verband van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika is nie maar óók van die Kerk van Jesus Christus. Immers in die gemeente word die Woord verkondig, die sakramente bedien en in die verband van die gemeente doen ampsdraers en lidmate die taak wat hulle van Godsweë opgelê is, naamlik om getuies van Jesus Christus in hierdie wêreld te wees.

Nou is dit vanjaar tien jaar gelede dat in Swellendam 'n gemeente van ons Kerk gestig is en vir die afgelope tien jaar was dié gemeente, die „plaaslike en normale verskyningsvorm van die Kerk" in Swellendam. Hoewel dit so is dat die Hervormde gemeente van Swellendam onder enigsins uitsonderlike omstandighede tot stand gekom het, is daar niks in die totstandkoming van die gemeente of in die voortsetting van sy gemeentelike lewe wat mens sou laat dink dat hierdie gemeente iets anders is of wil wees as die „plaaslike en normale verskyningsvorm" van die Ned. Hervormde Kerk van Afrika èn dié Kerk van Jesus Christus nie.

By die totstandkoming van die gemeente is daar wél van kerklike verband en organisasie verwissel, máár dit het nog lank nie beteken dat daardie lidmate dié Kerk verlaat het nie. So het in Swellendam 'n Ned. Hervormde gemeente ontstaan en het dit vir die stigterslede en dié wat hulle ook mettergaan by die gemeente gevoeg het, opofferinge meegebring. Maar dit was opofferinge terwille van die Evangelieverkondiging en die sakramentsbediening. En daarom terwyl dit steeds in die gemeente sentraal bly staan het, het die gemeente ook gegroei en kan na tien jaar van werk in die gemeente, werk wat gedoen is deur predikante, ampsdraers en lidmate, met dankbaarheid teenoor die Hoof en Heer van die Kerk teruggekyk word op die pad waarlangs gekom is.

Dit is goed om in alle soberheid die geskiedenis van die ontstaan van die gemeente op hierdie wyse op te teken en bekend te stel. Op dié manier sal die bestaan en werk van die gemeente Swellendam, die „plaaslike en normale verskyningsvorm van die Kerk" aldaar ook groter bekendheid in die Kerk as geheel kry sodat die Kerk as geheel hom saam met die gemeente Swellendam kan verheug in sy groei en vooruitgang, wat in laaste instansie tog ook weer niks anders is as die groei en vooruitgang van die Evangelieverkondiging in ons land nie.

Tien jaar in die lewe van 'n gemeente is nie baie jare nie. Maar as die eerste jare, hoe kort ookal, afgelê is in geloof, in vertroue en in volharding dan beteken dit óók dat 'n vaste koers vir die toekoms ingeslaan is. 'n Koers na dié toekoms wat, net soos die hede, aan Jesus Christus die Verlosser en Voleinder van ons geloof, behoort. Mag hierdie herinnering aan die eerste tien jaar die gemeente van Swellendam steeds aanspoor om te volhard in sy trou en ywer terwille van die Evangelie in die gemeentelike en kerklike verband waar die gemeente geroep is om sy dienswerk in die wêreld te doen.

**PROF. DR. A. D. PONT.**

PRETORIA.
11 Maart 1968.

---

## DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE SWELLENDAM

Die Kerkraad van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Swellendam het my gevra om iets te skryf oor die ontstaan van die Gemeente. Ek doen dit graag, maar ek wil dit op 'n persoonlike wyse doen omdat ek baie persoonlik daarin betrokke was en dit my na aan die hart gelê het. Ek was destyds ontsaglik besig



*DS. A. BRANDT.*

met die intensiewe bearbeiding van my eie gemeente in Kaapstad, met die gevolg dat ek maar min kans gehad het om koerante te lees en gevolglik totaal onbewus was van die feit dat daar moeilikhede in die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Swellendam was. Die hele saak het op my afgekom sonder enige waarskuwing, en teen die tyd dat ek daarin betrokke geraak het, was die moeilikhede in Swellendam reeds meer as 'n jaar aan die gang.

**Ek het in 1956 volledige verslae aan die Hoogeerwaarde Kommissie van die Algemene Kerkvergadering in Pretoria en aan die Ring van Heilbron, waaronder ons geresorteer het, gestuur, en hierdie verslae is 'n getroue weergawe van die gebeurtenisse soos dit onder my aandag gebring is, en van my optrede in verband daarmee. Die verslae is dus die geskiede-**

nis, en ek wil dan ook die verslae vir sigself laat spreek.

DS. A. BRANDT,
KAAPSTAD.
Januarie 1968.

## HOOFSTUK I

As 'n mens dink aan die Kerk van Christus in al sy verskillende verskyningsvorme in alle wêrelddele van hierdie aardbol, met mense van verskillende nasionaliteite wat aan die Christelike Kerke behoort en die verskillende tale wat as draers van die Evangelie gebruik word, dan kom die vraag somtyds op: „Waar is nou eintlik die Kerk van Christus?" En as 'n mens nou verder dink aan die inhoud van die prediking; die verskillende teologiese begrippe wat verkondig word en die uiteenlopende opvattings wat mense oor die Christendom daarop nahou, kom die vraag nog skerper na vore: „Waar is die Kerk van Christus? Is dit in Pretoria of New York of Berlyn of Swellendam?"

Die KORT BEGRIP, wat 'n verklaring van die Heidelbergse Kategismus insluit, gee 'n duidelike antwoord op hierdie vraag. „Daar waar Gods Woord reg gepredik en die heilige Sakramente bedien word, volgens die instelling van Christus." (Vraag 41). Die Kerk van Christus is dus in Pretoria én New York én Berlyn én Swellendam. Die Kerk van Christus dra verskillende name (wat nie belangrik is nie), bedien hom van verskillende tale (wat ook nie belangrik is nie) en is saamgesnoer in verskillende organisatoriese eenhede (wat maar net die uiterlike raak). Die wese van die Kerk is daar waar Gods Woord reg gepredik en die Sakramente volgens die instelling van Christus bedien word. Daarvoor is nodig 'n Gemeente wat die liggaam van Christus is, 'n Predikant wat die Woord en Sakrament bedien, en 'n Kerkraad wat toesien dat dit op die regte manier volgens die instelling van Christus en in ooreenstemming met die Bybel geskied.

Sulke Gemeentes is daar in alle dele van die wêreld, ook in Swellendam. Ons is dankbaar dat daar 'n Nederduitsch Hervormde Gemeente in Swellendam bestaan, wat aan hierdie vereistes voldoen. Gedurende die tien jaar van sy bestaan, het verskillende predikante hierdie Gemeente bedien, maar in elke geval was die prediking suiwer die Evangelie van Jesus Christus, die Seun van God, as gekruisigde en opgestane Heiland van die gelowiges, volgens die Woord van God. Die bediening van die Sakremente van Doop en Nagmaal het geskied volgens die instelling van Christus tot heil van dié wat die Sakramente ontvang het. En gedurig was daar die Kerkraad om te waak oor die suiwerheid van die leer en lewenswandel van sowel die Predikant as die gemeentelede; 'n taak wat hulle met nougesetheid en toewyding vervul het. En daar was die Gemeente; broeders en susters wat van harte geglo het dat Jesus Christus hulle persoonlike Heer en Verlosser is en in alle opregtheid, bewus van hulle bebreke, gestreef het om die Evangelie uit te leef en die gebod van God toe te pas in hulle eie lewens. Hierdie selfde lidmate van die Gemeente het ook gestreef om hulle kinders op te voed in die Christelike leer sodat hulle nie alleen ingelyf sou word as lidmate van die Gemeente nie, maar ook inderdaad die geloof sou bekom en as gelowiges die Kerk van Christus sou help bou.

So sien ek die Gemeente Swellendam gedurende die jare wat ek baie nou saamgeleef het met hulle probleme en groeipyne. Die organisasie waaraan hulle behoort het, war nie hoofsaak nie, maar wel die Gemeente as verskyningsvorm van die Kerk van Christus op aarde. Só is die Gemeente Swellendam in die elfde jaar van sy bestaan. Mag hy vir altyd so bly.

## HOOFSTUK II

„Die Kerk ontstaan en is dáár, waar Gods Woord verkondig word en die sakramente bedien word. Deur die Woord geskied die heilige sameroeping en rondom die sakramente vier die gemeente haar kerk wees".

Die gemeente van Swellendam wil dan ook niks anders wees as om deel van hierdie Kerk te wees nie. Die gemeente het sedert sy ontstaan die Woord primêr gestel — daarom was die heel eerste saak wat aandag geniet het „kerk bou" gewees. Daarna het die pastorie gevolg en pas na dit voltooi is, is 'n predikant beroep.

Sedertdien is en bly die gemeente rondom die Woord en Sakrament gesentreer en enige uitbreiding wat sedertdien plaasgevind het, was daarop ingestel ge. wees.

Toe die gemeente op 16 Junie 1958 gestig is, is name uit die Register van Kaapstad se gemeente oorgeskryf in die register van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Swellendam.

Sedert 1959 word Woord en Sakrament ook te Oudtshoorn en omstreke bedien.

Die gemeente bestaan tans uit 171 lidmate wat op die volgende plekke gesentreer is.

| | *Bel. lidm.* | *Doopl.* |
|---|---|---|
| Swellendam en omstreke | 68 | 126 |
| Worcester en omstreke | 10 | 22 |
| Oudtshoorn en omstreke | 54 | 87 |
| George en omstreke | 18 | 27 |
| Mosselbaai-Hartenbos | 21 | 26 |

Tien jaar gelede was hier nie sprake van 'n Nederduitsch Hervormde Kerk nie en lede van hierdie Kerk wat in hierdie streke ingetrek het, het in talle gevalle sonder die plaaslik kerklike verbondenheid gebly. Sommige het by die susterskerk aangesluit.

Sedert sy ontstaan het die gemeente soos enige ander gemeente van die Kerk gefunksioneer. Jaarliks is by wyse van doop en belydenis lidmate tot die gemeente toegevoeg.

Vanaf 1958 tot Junie 1968 is 69 kinders gedoop. Deur belydenis van hulle geloof is in dieselfde tydperk 75 jong lidmate tot die gemeente toegevoeg. In verhouding het die gemeente dus net soos die gemiddelde plattelandse gemeentes in Transvaal normaal gegroei en ontwikkel.

Deur die stigting van die gemeente is die Kerk in staat gestel om sy lidmate wat van ander gemeentes ingetrek het, 'n aan hulle bekende, kerklike en geestelike tuiste te bied. Dit het ook meegebring dat lidmate wat hulle tydelik binne die grense van die gemeente bevind, nie noodwendig verandering van kerkverband moes maak nie.

Die gemeente is hier, dit is een van die gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika en sal as sulks onder die genadige leiding van die Koning van die Kerk, solank dit Hom behaag, voortbestaan en ontwikkel. Die Kerk wil ook hier deur middel van hierdie gemeente 'n woord — die Woord, nl. Godswoord spreek. Dit is al wat hy kan doen — al wat die Kerk mag doen.

## HOOFSTUK III

### VERSLAG AAN DIE H.E. KOMMISSIE VAN DIE ALGEMENE KERKVERGADERING EN AAN DIE H.E. KOMMISSIE VAN DIE RING VAN HEILBRON IN VERBAND MET SWELLENDAM

Op 15 Mei 1956 het ek 'n telefoonoproep ontvang van 'n mnr. Badenhorst van Swellendam-distrik, om te sê dat hy en twee ander broers my wil kom spreek. Hulle wou informasie hê oor die Ned. Hervormde Kerk. Die volgende dag, 16 Mei, het mnre. B. P. J. Badenhorst, M. C. Dippenaar en L. G. Swart by my aangekom as 'n deputasie van die wyk Dipka van die N.G. Gemeente Swellendam. Dit blyk dat daar groot ontevredenheid in die N.G. Gemeente Swellendam bestaan oor die afstigting van 'n nuwe gemeente met die naam van Swellendam-Oos, en dat 'n groot groep lidmate geen tevredenheid kan vind nie en soek na 'n ander Kerkgenootskap. Ek het lank en ernstig met die broeders gepraat en hulle vertel dat hulle liewers moet probeer om die



*Foto van die eerste N.H.S.V. tak, in 1958 deur mev. S. Huyzers gestig. Ds. en mev. Huyzers het tydelik in die gemeente gehelp. Dit was onder sy leiding en advies dat die wyk Swellendam aansoek gedoen het om van Kaapstad af te stig.*

moeilikheid self op te los. In elk geval kan die Hervormde Kerk nie ingryp waar die lidmate van 'n Susterskerk besware het nie. Ek het hulle vertel van die verskille tussen die Hervormde- en N.G. Kerke, en hulle 'n eksemplaar van die Kerkwet, Almanak en Kerkgeskiedenis van ds. Oosthuizen saamgegee.

Dadelik na hulle vertrek het ek 'n afspraak met die Moderator van die N.G. Kaapse Kerk, dr. A. J. van der Merwe, gemaak om hom oor hierdie saak te spreek, maar intussen het dr. J. D. Vorster, die Actuarius van die N.G. Kerk gehoor dat die deputasie by my was, en my getelefoneer. Ek het hom presies vertel wat gebeur het, nl. dat ek niks van die saak geweet het nie, maar dat hierdie mense kontak soek met die Hervormde Kerk, en dat ek hulle nie aangemoedig het nie.

Op 18 Mei het ek 'n onderhoud met die Moderator gehad. Hy wou hom nie daarmee bemoei nie en het gesê dat dit 'n saak vir die Actuarius is. Tog het ek by die Moderator volledig gerapporteer oor wat tot dusver plaasgevind het.

Op 28 Mei het mnr. Badenhorst my getelefoneer om te sê dat die beswaardes aansoek gedoen het vir hulle attestate, maar dat dit geweier is. Ek het hom weer vertel dat ek nie kon ingryp waar dit lede van die N.G. Kerk betref nie, (maar ook dat as hulle nie die attestate kan kry nie, hulle die bewys van lidmaatskap moet aanvra.)

Meer as 'n maand het verbygegaan, en toe, op 7 Julie 1956, telefoneer mnr. Swart my om te sê dat die beswaardes definitief gaan bedank en dat daar 'n groot groep is wat op Maandag, 9 Julie 'n vergadering sal hou om hierdie besluit te neem. 'n Week later, op Saterdag 14 Julie, het mnr. Badenhorst my getelefoneer om my uit te nooi om dadelik daarheen te kom om 'n Hervormde Gemeente te stig. Die beswaardes het finaal besluit om die N.G. Kerk te verlaat. Ek het hom probeer oorreed om dit nie te doen nie, maar hy sê dat daar geen ander uitweg is nie, en ek het beloof om te kom, nie om 'n gemeente te stig nie, maar om met hulle persoonlik daaroor te praat. Direk daarna het ek dr. J. D. Vorster die Actuarius vertel wat gebeur het, en dat ek daarheen gaan. Op 15 Julie het ek by my Kerkraad gerapporteer.

'n Paar dae later, op Donderdag, 19

Julie, het ek 'n deputasie van die nuutgestigte N.G. gemeente van Swellendam-Oos ontvang, bestaande uit ds. Coetzee van Swellendam-Oos, Ouderlinge Langenhoven en Smit, en dr. J. D. Vorster, die Actuarius van die N.G. Kerk. Hulle het my die aanleidende oorsake verduidelik en gevra dat ek nie 'n Hervormde Gemeente moet stig nie, maar die N.G. Kerk moet tyd gee om sake reg te maak. Met die verloop van jare sou die gevoelens bedaar, het hulle gesê. Ek het beloof om nie dadelik 'n gemeente te stig nie, maar dat as die mense hulle toevlug tot die Hervormde Kerk neem ek my nie kon terugtrek nie. Ek sou met hulle gaan praat en hulle probeer oorreed om nie hulle Kerk te verlaat nie. Ek het mnr. Badenhorst van hierdie deputasie en my belofte verwittig.

Op 20 Julie het mnr. Badenhorst my gebel om te sê dat hy persoonlik nooit weer by die N.G. Kerk kan tuisvoel nie, en gedetermineerd is om Hervormd te word. Die volgende dag het mnr. Badenhorst my weer gebel en gesê dat ongeveer 80 lidmate van die N.G. Kerk skriftelik bedank het. Hulle het dus kerkeloos geword, en ek moet die Hervormde Gemeente kom stig. Ek het geantwoord dat ek by my belofte aan die N.G. deputasie staan, dat ek nie 'n vergadering sal hou en nie 'n gemeente sou stig nie, maar dat ek met 'n aantal leiers van die beswaardes sou kom praat. Mnr. Badenhorst het my vertel dat die bedankingsbriefies van elke huisgesin ingelewer is by, en ontvang is deur die Scriba van die N.G. Kerk te Swellendam.

Op Maandag, 23 Julie het my vrou en ek na Swellendam gery. Ek het 'n lang en ernstige onderhoud met ds. Visser en ds. Lubbe van die plaaslike Moedergemeente, en ds. Coetzee van die afgestigte gemeente Swellendam-Oos, in die N.G. Pastorie gevoer. Ek het gevra wat ek kon doen om daardie mense te beweeg om terug te gaan na die N.G. Kerk, maar die drie predikante kon niks aan die hand gee nie. Ek het selfs voorgestel om terug te ry Kaap toe, sonder om die beswaardes te ontmoet, maar hulle het met my saamgestem dat dit geen oplossing van die probleem sou bring nie. Al drie die predikante het erken dat die moeilikheid sóver ontwikkel het dat dit sielkundig onmoontlik geword het vir die beswaardes om terug te keer na die N.G. Kerk. Die predikante wou vanselfsprekend nie die Hervormde Kerk daar hê nie, en het ook gewaarsku van die verdeeldheid, verwyte en slegte gevoelens wat sou kom as die Hervormde Kerk daar gestig word, maar hulle kon geen oplossing vir die probleem voorstel nie. Ons het vir drie ure lank op 'n broederlike wyse daaroor gepraat, en ek het van my kant die volgende beloftes gemaak:—

1. Dat ek die beswaardes sou probeer oorreed om terug te gaan na die N.G. Kerk.
2. Dat ek die boodskap sou oorbring dat hulle welkom is om terug te gaan en dat elkeen van hulle hulle bedankings kon terugtrek.
3. Dat ek nie dadelik 'n gemeente sou stig nie, maar met die leiers alleen sou praat.
4. Dat ander lidmate wat nie in die moeilikheid betrek is nie, nie ingesleep sal word nie; m.a.w. dat ek die beswaardes sal vra om geen proseliete te maak nie.

Na ds. Lubbe 'n gebed gedoen het, het my vrou en ek vertrek na Dipka, waar meeste van die beswaardes woon.

Daardie aand van 23 Julie het 'n aantal leiers in die huis van mnr. Badenhorst bymekaargekom. Daar was 9 mans en 4 vroue. Ek het hulle lank en ernstig toegespreek. Vir 'n uur lank het ek met hulle gepleit om terug te gaan na hulle ou Moederkerk waar hulle en hulle voorouers in gedoop, grootgeword, aangeneem en getroud is. Ek het die boodskap van die Swellendam predikante oorgebring dat hulle welkom is en dat hulle maar net hulle bedankings hoef terug te trek. Daar was nie een van hulle wat sy weg oopgesien het om terug te gaan nie.

Toe het ek gesê dat die Hervormde Kerk gewillig sou wees om hulle as lidmate te neem, maar dat ek nie nou 'n gemeente sou stig nie. Ek het hulle gevra om nie as 'n groep te kom nie, maar dat elkeen vir homself moet besluit en skriftelik aansoek doen om opgeneem te word as lidmaat van die Ned. Hervormde Kerk. Daarna, miskien oor 'n maand, sou ek 'n Gemeente van die Hervormde Kerk kom stig.

Uit al die gesprekke wat ek gevoer het met die beswaardes en met predikante en Kerkraadslede van die N.G. Kerk, kan ek die volgende oorsig gee van wat in Swellendam gebeur het:—

Die N.G. Gemeente Swellendam het twee predikante en ongeveer 2,600 lidmate. Ongeveer twee jaar gelede is daar gepraat oor moontlike afstigting sodat die gemeente beter bearbei kon word. Toe kom daar 'n versoek van vyf persone wat verlof vra om afstigting van vier wyke ten ooste van Swellendam, met sentrum Buffeljagtsrivier waar die Kerk gebou sou word, vyf myl buite die dorp. Dadelik was daar besware, maar die Kerkraad het hierdie afstigting goedgekeur met 23 stemme teen 13. Die besware was as volg:—

1. Die nuwe gemeente sou bestaan uit slegs 460 van die totale lidmatetal van 2,600, sonder die moontlikheid van uitbreiding. Inteendeel sou die getal lidmate afneem omdat een van die vier wyke 'n Kleurling gebied is en die blankes mettertyd sou moet wegtrek, en die neiging van die bevolking is om dorp toe te trek.
2. Hierdie verminderende nuwe gemeente van 460 sal 'n groot skuld moet aangaan om die bou van Kerk, pastorie en saal te bewerkstellig.
3. Al die belange van die lidmate is in Swellendam self. Die skole is daar, hulle het dorpshuise, hulle besigheid is daar, en as hulle tog van hulle plase na die plaaskerk moet ry, kan hulle net sowel 5 myl verder ry dorp toe. Dit was 'n belangrike beswaar dat die nuwe Kerk nie op die dorp sou staan en ook nie 'n gedeelte van die dorp sou insluit nie.
4. Die beswaardes vereenselwig hulle wel met afstigting, maar dan moet dit op 'n redelike basis geskied, byvoorbeeld dat die hele gemeente in die helfte verdeel word of selfs tweederdes vir die twee Predikante, en een-derde vir die nuwe gemeente.

Die besware het veral gekom van die wyk Dipka waar die mees invloedryke lidmate woon. Daar in Dipka is 'n Sendingfees gehou en toe het mnr. L. G. Swart in die teenwoordigheid van twee predikante aan die mense gevra wie vir die afstigting is. Nie een het sy hand opgesteek nie. Later het die Kerkraad van Swellendam 'n stemming per briefie in die vier wyke gehou en 80% was vir die afstigting, maar dit blyk dat die bewoording van die vrae op die briefies nie baie duidelik was nie.

Daarna het die beswaardes 'n memorandum opgestel, onderteken deur 208 uit die 460, om by die Ringsvergadering op 'n **redelike** afstigting aan te dring. Die Ringsvergadering wou die memorandum nie ontvang nie, maar nadat die Voorsitter met die Actuarius in Kaapstad in verbinding getree het, het die Ringsvergadering die memorandum wel ontvang, maar nie daarop ingegaan nie. Die beswaardes het geen antwoord ontvang nie, maar die Ringsvergadering het drie predikante afgevaardig om in elkeen van die vier wyke 'n vergadering te hou om die gevoel van die gemeente te toets. In Dipka is ook so 'n vergadering gehou, en aan die einde daarvan het die Voorsitter tot die gevolgtrekking gekom dat afstigting „dood soos 'n mossie is, en dat sy begrafnis maar uitgeskryf kan word." Niemand in Dipka was ten gunste van die afstigting nie. Die Voorsitter van die Ring, ds. Malan, het self ernstige besware teen die afstigting gehad sodat hy gevoel het om te bedank as Voorsitter.

As gevolg van besware is die stigtingsdatum uitgestel. Aan die einde van Januarie 1956 was daar 'n predikante-konferensie op Montagu waar hierdie saak bespreek is met die gevolg dat ds. Malan van gevoelens verander het. Op 7 Februarie is die nuwe gemeente gestig soos voorgestel, bestaande uit 4 wyke sonder 'n gedeelte van die dorp en met net 460 lidmate. Nie een van Dipka-wyk was op die stigtingsvergadering teenwoordig nie, maar daar is ses Kerkraadslede vir Dipka gekies wat egter almal bedank het.

Daarna het die Konsulent, ds. Van der Merwe van Heidelberg 'n vergadering in Dipka gehou om die mense te probeer oorreed om die afstigting te aanvaar. Hy het egter besef dat dit onaanvaarbaar is, en het bedank as Konsulent. Daarna het Dipka gevra vir geestelike bearbeiding op 'n ander wyse as binne die nuwe gemeente, maar geen antwoord is ontvang nie. In Mei het Dipka die Ringskommissie gevra om 'n Ringsvergadering oor hierdie saak te belê. Die hele Dipka het die vergadering bygewoon om te toon dat dit vir hulle ernstig is. Op hierdie vergadering het Dipka skriftelik en volledig hulle besware ingedien en gevra dat die afstigting tot niet gemaak word of dat die wyk Dipka teruggebring word by die Moedergemeente of dat die nuwe gemeente groter gemaak word deur meer wyke en 'n deel van die dorp by te voeg. As hulle geen bevrediging vind nie, het hulle gesê dat hulle by die Hervormde Kerk sou gaan aanklop.

Die antwoord van die Ringsvergadering was dat die beswaardes voorregte (kerkgaan en Doop) in Swellendam kon geniet, maar dat hulle lidmate van die nuwe Swellendam-Oos sou bly. Dipka kon dit nie aanvaar nie. Daarna het die Kerkraad van Swellendam aan Dipka geskryf om te sê dat die saak afgehandel is en dat Dipka geen verdere vergaderings daaroor moet hou nie.

Die volgende stap was dat Dipka gevra het vir regte (nie voorregte nie) in Swellendam, m.a.w. dat die beswaardes volle lidmaatskap in Swellendam sal geniet, maar dat die grense van die nuwe gemeente dieselfde bly. Die Kerkraad kon dit nie toestaan nie. Daarna het Dipka 'n deputasie van 5 man na die Actuarius in Kaapstad gestuur om uitkoms te soek. Die Actuarius het gesê dat die afstigting in ooreenstemming met die Kerkwet plaasgevind het, en dat hy daar niks aan kon verander nie. Op pad huis toe het die afgevaardigdes besluit om die Voorsitter van die Ring te vra om die wyk Dipka as 'n afsonderlike N.G. Gemeente af te stig. Die Voorsitter het twee besware gehad, n.l. dat 'n alleenstaande Dipka-gemeente te klein sou wees en dat die oorblywende gemeente van Swellendam-Oos nie sonder Dipka sal kan bestaan nie.

Op hierdie stadium het die beswaardes ernstig begin soek na 'n ander uitweg en hulle gedagtes het gegaan na die Hervormde Kerk. Hulle het egter weer probeer by hulle eie Kerk. Mnr. Badenhorst het ds. Visser van Swellendam gesê dat hy binne 12 uur 'n oplossing moet vind. Dadelik is 'n vergadering van die Ringskommissie met die predikante van Swellendam en Swellendam-Oos gehou en hulle het besluit om uitstel te vra. Later het Dipka 'n brief ontvang waarin die Kerkraad sê dat elkeen van die beswaardes afsonderlik regte in die Moedergemeente kan aanvra en dat elke geval op meriete behandel sal word. Dipka was daarmee nie tevrede nie, maar het in 'n petisie, onderteken deur 83 persone, gesamentlik gevra vir regte in Swellendam. Op hierdie versoekskrif is geen antwoord ontvang nie, en op hierdie stadium is die deputasie na my in Kaapstad gestuur om te vra of die Hervormde Kerk hulle sou opneem. Daarna het die beswaardes hulle lidmaatskapsertifikate by die Moederkerk aangevra. Die antwoord was dat hulle dit moet vra by die nuwe gemeente, wat hulle ook gedoen het, maar daar was geen antwoord nie. Toe het hulle besluit om te bedank, wat hulle dan ook afsonderlik en skriftelik gedoen het.

Ten besluite kan ek meedeel dat die

mense in Dipka ernstige Christene is wat hulle Kerk liefgehad het en veel vir hulle Kerk opgeoffer het. Hulle is nie rondlopers nie, en uit al die gesprekke wat ek gevoer het, blyk dit dat hulle met beswaarde harte hulle ou Kerk verlaat. Daar is baie trane gestort.

Voordat ek uit Swellendam vetrek het, het ek by ds. Visser verslag gedoen van my onderhoud met die leiers in Dipka en hom vertel dat die Hervormde Kerk diegene wat van die N.G. Kerk bedank het, sou opneem as lidmate en 'n gemeente daar stig. Na my terugkeer in Kaapstad het ek in verbinding getree met ons H.E. Scriba van die Algemene Kerkvergadering en met die Scriba van die Ring van Heilbron, en ons het ooreengekom dat die Ringskommissie gedurende die naweek van 17 tot 19 Augustus 1956 die Ned. Hervormde Gemeente van Swellendam D.V. sal stig.

**A. BRANDT,**
**(Predikant van die Ned. Hervormde Gemeente, Kaapstad)**

KAAPSTAD.
26 Julie 1956.

# HOOFSTUK IV

## TWEEDE VERSLAG AAN DIE H.E. KOMMISSIE VAN DIE ALGEMENE KERKVERGADERING EN AAN DIE H.E. KOMMISSIE VAN DIE RING VAN HEILBRON IN VERBAND MET SWELLENDAM

In opvolging van my verslag van 26 Julie 1956 wens ek die volgende te rapporteer:—

Op 9 Augustus het die H.E. Scriba van die Algemene Kommissie my getelefoneer om te vra of daar enige verdere verwikkelinge in verband met Swellendam is, aangesien die Moderamen van ons Kerk die Moderator en die Aktuarius van die Kaapse N.G. Kerk sal ontmoet en daar bes moontlik oor die verwikkelinge in Swellendam gepraat sal word. Ek het hom vertel dat ek in die laaste tyd niks van die mense in Swellendam gehoor het nie. Die laaste afspraak was dat die Ringskommissie 'n Hervormde Gemeente aldaar sou kom stig gedurende die naweek van 17 tot 19 Augustus, met bediening van Nagmaal en Doop.

Die volgende dag het ds. Dreyer my getelefoneer om te sê dat die vergadering



*Die ou woning op Landplaas — hier is die heel eerste gemeentevergadering van die buitewyk Swellendam gehou om ampsdraers te kies. Die eerste dienste en Nagmaal is ook in hierdie op plaaswoning, die eiendom van die Swart familie gehou. Op 3 Desember is die eerste ampsdraers hier gekies.*

in Pretoria plaasgevind het en dat die verteenwoordigers van die N.G. Kerk en ons Kerk die aangeleenthede in Swellendam bespreek het. Met die oog op die goeie verhouding tussen die Kerke beveel die Moderamen van ons Kerk by die Ringskommissie aan dat die voorgenome stigting in Swellendam nie sal plaasvind nie. 'n Brief in diervoege is aan die Ringscriba en aan my gepos.

Op 11 Augustus het ek 'n onderhoud met die Moderator, dr. A. J. van der Merwe gehad. Ek het hom vertel dat ek 'n versoek van ons Moderamen ontvang het om die gemeente nie te stig nie en dat ek daaraan gehoor gee, maar ek het hom gevra om die deure van die N.G. Kerk wyd oop te maak sodat dit moontlik sou wees vir die beswaardes om na hulle Kerk terug te keer. Ek het die Moderator beloof dat ek mnr. Badenhorst in Swellendam sou vertel dat ons nie 'n Hervormde Gemeente sou stig nie, en dat die Moderator en Scriba van die N.G. Kerk daarheen kom. Toe het ek ds. P. T. Jacobs, die Ringscriba, getelefoneer en ons het ooreengekom om af te sien van die voorgenome stigting, in ooreenstemming met die versoek van die Moderamen van ons Kerk. Daarna het ek mnr. Badenhorst getelefoneer en hom vertel van die onderhoud in Pretoria; dat die Hervormde Kerk hom terugtrek en dat die gemeente nie gestig sal word nie. Verder het ek hom vertel dat daar 'n definitiewe poging van die kant van die N.G. Kerk gemaak word om die beswaardes terug te wen en dat hulle asseblief moet luister na die hoogste gesag van die N.G. Kerk.

'n Paar uur later het mnr. Badenhorst my getelefoneer om te sê dat die beswaardes baie teleurgestel is oor die terugtrekking van die Hervormde Kerk. Hulle sien nie kans om die Moderator en Scriba van die N.G. Kerk te ontvang nie; hulle is nie meer lede van die N.G. Kerk nie, aangesien hulle bedank het en hulle bedanking afgelees is van die Kansel in Swellendam, en dat die Hervormde Kerk hulle asseblief moet opneem as lidmate. As daar nie 'n gemeente gestig kan word nie, vra hulle om individueel opgeneem te word as lidmate van die Hervormde Gemeente in Kaapstad.

Ek het mnr. Badenhorst geantwoord dat ek die Moderator beloof het om terug te trek, dat ek staan onder gesag van die Algemene Kommissie van ons Kerk en dat ek daarby berus. As die beswaardes werklik nie die Moderator kan ontmoet nie, moet hulle liewers praat met ds. Dreyer. Daarna het mnr. Badenhorst ds. Dreyer getelefoneer en toe weer vir my om te sê dat ds. Dreyer met my in verbinding sou tree.

Dieselfde aand het mnr. Badenhorst my weer getelefoneer om te sê dat ds. Landman, die Scriba van die N.G. Kerk, met hom in verbinding getree het om 'n afspraak te maak dat die Moderator en Scriba die beswaardes kon ontmoet. Mnr. Badenhorst het gevra met watter doel so 'n ontmoeting gereël moet word, en toe ds. Landman sê dat hulle wil kom om te praat oor die bedanking van die beswaardes, het mnr. Badenhorst geantwoord dat dit nie sal help nie aangesien hulle finaal hulle verbinding met die N.G. Kerk verbreek het.

Op Maandag, 13 Augustus, het mnr. Badenhorst my gebel om te vra of ons tog maar die Hervormde Gemeente in Swellendam kan kom stig. Alle voorbereidings is getref en hulle verwag ons. Daarna het ek ds. Dreyer getelefoneer om te sê dat die beswaardes nie gewillig is om die Moderator te ontvang nie en te vra wat ek moet doen. Ds. Dreyer het geantwoord dat dit voor die Predikante-kring gelê sal word. Dieselfde aand het ds. Dreyer my vertel dat die hele aangeleentheid deur 'n vergadering van ongeveer 30 Hervormde predikante bespreek is en dat hulle die besluit van die Moderamen beaam, naamlik dat die Hervormde Kerk hom terugtrek sodat die N.G. Kerk met die beswaardes onbelemmerd kan onderhandel. Intussen het ek die brief van die Algemene Kommissie ontvang, en toe het ek

mnr. Badenhorst getelefoneer. Ek het die hele brief van die Algemene Kommissie aan hom voorgelees en gesê dat die Ringskommissie besluit het om geen gemeente daar te stig nie, in ooreenstemming met die wense van die Algemene Kommissie en die Moderator van die N.G. Kerk.

Op 14 Augustus het die Moderator my vertel dat hy hard werk daaraan om 'n oplossing vir die probleem te vind; dat hy 'n afskrif van die brief van ons Algemene Kommissie ontvang het en dat hy ons samewerking op prys stel.

Dieselfde middag het mnre. B. P. J. Badenhorst en M. C. Dippenaar by my aangekom met ongeveer 70 afsonderlike geskrewe aansoeke om by die Hervormde Kerk opgeneem te word. Ek het lank en ernstig met hulle gepraat oor die verhouding tussen die Kerke en die twiste en onenigheid wat sou ontstaan as ons die beswaardes sou aanneem. Ek het gesê dat die Hervormde Kerk hulle nooit sou verstoot nie, maar aangesien die hoogste gesag van die N.G. Kerk nou pogings aanwend om die moeilikheid op te los, hulle die N.G. Kerk ook werklik die geleentheid moet gee om dit te doen. Uiteindelik het ek hulle beweeg om die aansoeke saam met hulle terug te neem na Swellendam, en af te wag wat die N.G. Kerk sal doen.

Hulle het gesê dat hulle egter nooit weer na die N.G. Kerk terug kan gaan nie, en toe het ek voorgestel dat ek saam met hulle na die Moderator gaan en dat hulle aan hom vertel waarom hulle nie kan teruggaan nie. Hulle was gewillig om dit te doen, maar ongelukkig was dr. Van der Merwe nie tuis nie. Hulle het my vertel dat as die Hervormde Kerk hulle nie wou opneem nie, hulle in verbinding sou tree met die Gereformeerde Kerk, en as dit daar nie geluk nie, hulle selfs na die Engelse Kerk sou gaan of heeltemal kerkloos word en tuis by die radio deelneem aan uitsaaidienste. Ek het hulle ernstig gevra om hulle ou Kerk die geleentheid te gee om die moeilikheid op te los. So het die broeders dan, met die aansoeke, weer vertrek na Swellendam.

Dieselfde aand het ek by die Moderator gerapporteer van die deputasie en die aansoeke en dat ek hulle beweeg het om terug te gaan. Hy het my vertel dat die Moderatuur besluit het om 'n vroeëre predikant van Swellendam na die beswaardes te stuur.

Op Woensdag, 15 Augustus het ds. Gericke van Stellenbosch my getelefoneer. Hy het gesê dat hy mnre. Badenhorst en Dippenaar in Swellendam ontmoet het, en dat daar alle hoop bestaan dat die moeilikheid opgelos sal word.

**A. BRANDT,**
**(Predikant van die Ned. Hervormde Gemeente, Kaapstad).**

KAAPSTAD.
16 Augustus 1956.

---

## HOOFSTUK V

### DERDE VERSLAG AAN DIE H.E. KOMMISSIE VAN DIE ALGEMENE KERKVERGADERING EN AAN DIE H.E. KOMMISSIE VAN DIE RING VAN HEILBRON IN VERBAND MET SWELLENDAM

In my vorige verslag gedateer 16 Augustus 1956, het ek u meegedeel dat die Ringskommissie besluit het om geen gemeente in Swellendam te stig nie en dat ek die deputasie wat my kom spreek het beweeg het om terug te gaan en die 70 aansoeke om opgeneem te word in die Hervormde Gemeente van Kaapstad met hulle saam terug te neem.

Vir ses weke was alles stil en ek het gehoop dat die Ned. Gereformeerde Kerk daarin geslaag het om die mense tevrede te stel. Op 27 September egter het mnr. Bernardus Badenhorst (seun van B. P. J.) by my aangekom om te vra of hy alleen by die Hervormde Gemeente kon aansluit, en of ek hom in die huwelik kon bevestig. Hy het my vertel dat die Moderatuur sekere voorstelle aan die beswaardes gemaak het en dat almal dit onderteken het. Hy self was die enigste wat nie geteken

het nie. Verder het hy vertel dat die mense nog nie heeltemal tevrede is nie. Ek het gesê dat ek hom sou opneem en sy huweliksgebooie aflees, wat dan ook gebeur het.

Op 3 Oktober het mnr. B. P. J. Badenhorst my geskakel om te sê dat ná al die onderhandelings daar nog ongeveer 30 mense is wat by die Hervormde Kerk wil aansluit. Hy het vertel dat die N.G. Kerk hulle nie kon tevrede stel nie omdat die versoeningsbesluite verdraai geword het. Ek het hom probeer beweeg om tog maar na die N.G. Kerk terug te gaan, maar hy het nie daarvoor kans gesien nie. Hy het my dringend uitgenooi om te kom, en ek het onderneem om op Maandag, 15 Oktober daarheen te gaan.

Daarna het ek vir twee dae probeer om ds. T. F. J. Dreyer te telefoneer sonder sukses, maar op 5 Oktober het ek ds. Oosthuizen geskakel en hy het my aangeraai om nie na Swellendam te gaan nie, maar die saak met dr. Vorster te bespreek, wat ek dan ook dadelik gedoen het. Ek het dr. Vorster vertel dat 'n klein deel van die ontevredenes weer probeer om by die Hervormde Kerk aan te sluit. Hy het geantwoord dat hy dit nie kan verstaan nie. Die Moderatuur was driekeer daar. Mnre. Badenhorst, Dippenaar. Swart en al die ander, behalwe Bernardus Badenhorst, het geteken agterop 'n kaart wat mnr. Dippenaar opgetrek het, en almal is tevrede. Dr. Van der Merwe het dit voor die Ring gelê, dit is goedgekeur en afgekondig. Waarom sou hulle dan nog ontevrede wees? Ek het dr. Vorster vertel dat daar in elk geval onrus bestaan en hom gevra om asseblief iemand daarheen te stuur om uit te vind wat gaande is, met die mense te praat en hulle te keer dat hulle nie van die N.G. Kerk wegloop nie. Dr. Vorster het geantwoord dat hy genoeg daarvan het en dat hy in elk geval nie weer sal gaan tensy sy Kerk hom stuur nie. Twee dae later het ek hom weer getelefoneer en hy het weer gesê dat hy dit nie kan verstaan nie, maar al wat die Hervormde Kerk moet doen, is om niks met die mense te doen te hê nie.

Die volgende dag het ek die hele saak met my Kerkraad bespreek. Die gevoel was dat ons die mense nie kan verstoot nie, aangesien hulle herhaaldelik by ons aanklop, maar dat ons niks moet doen sonder toestemming van die Algemene Kommissie nie. Ek het aan mnr. Badenhorst geskryf om hom te vra om die saak met my te kom bespreek omdat ek graag wou uitvind wat verkeerd geloop het en waarom hulle nie die voorstelle van die N.G. Kerk kon aanneem nie. Ek het ook geskryf dat ek nie na Swellendam sou kom nie.

Op 11 Oktober het mnr. Johannes Swart hier aangekom en my presies verduidelik wat in die onderhandelings met die N.G. Kerk verkeerd geloop het. Op die finale vergadering in Dipka is besluit dat Dipka sal terugval by die Moedergemeente in Swellendam en dat al die ontevredenes dus weer volle lede van hulle ou gemeente sal wees. Daar is egter 'n klein aantal gesinne in Swellendam-Oos wat by Dipka wil hoort, en 'n klein aantal in Dipka wat by Swellendam-Oos wil behoort. Aan die vergadering is verduidelik dat hierdie klein groepies nie eilande mag vorm nie, maar dat hulle „regte" kan verkry in dié gemeente waar hulle wens om te wees. Almal was daarmee tevrede, maar toe die besluit deur die Ring goedgekeur is, en aan die mense in Dipka voorgelees is, vind hulle dat daar tog 'n eiland van Swellendam-Oos lidmate binnein Dipka is, maar dat die Dipka lidmate in Swellendam-Oos nie 'n eiland vorm nie. Hieroor was hulle baie ontevrede. Mnr. Johannes Swart het gesê dat hy persoonlik nooit weer by die N.G. Kerk kan tuisvoel nie.

Op Maandag, 15 Oktober het vyf broeders by my aangekom, nl., Mnre. B. P. J. Badenhorst, L. G. Swart, G. H. Odendaal, A. J. van As en H. J. D. Lourens. Hulle vertel dat hulle opdrag van hulle vergadering ontvang het om by die Hervormde Kerk te probeer aansluit. Na lang bespre-



*Gedenksteenlegging tydens die tienjarige bestaansfees van die gemeente — 20 April 1968. Die gedenktroffel is deur Diaken J. C. Swart geskenk en deur Oudl. B. P. J. Badenhorst oorhandig. Ds. C. G. Botha, plaaslike predikant het die steen gelê.*

king voel die broeders dat hulle tog maar met dr. Van der Merwe daaroor moet praat. Ek het dr. Van der Merwe getelefoneer, maar hy was met vakansie. Daarna het ek dr. Vorster gebel en hom vertel dat die broeders hier by my is en dat hulle hom wou kom spreek. Dr. Vorster het gesê dat ek die broeders nooit eers moes ontvang het nie. Die N.G. Kerk het baie moeite gedoen om hulle tevrede te stel, en as hulle nog moeilikhede het, moet hulle direk na die Moderatuur kom en nie na die Hervormde Kerk hardloop nie. Daarop het ek geantwoord dat ek hulle nou na hom toe (die Aktuarius van die N.G. Kerk) stuur om hulle griewe voor te lê, maar hy antwoord dat hy alleen hulle nie kon ontvang nie. Hulle moet langs die offisiële kanale 'n afspraak maak om die hele Moderatuur te ontmoet. Die broeders het my gevra om met hulle saam te gaan en toe ek dit aan dr. Vorster vertel, het hy gesê dat die N.G. Kerk nie 'n bemiddelaar nodig het nie.

Ek het die broeders aangeraai om tóg na dr. Vorster te gaan om hulle besware voor hom te lê. Hulle het dit gedoen, en vier uur later was hulle weer by my sonder dat hulle tevredenheid gevind het. Hulle vra my toe op hoe 'n manier hulle by die Hervormde Kerk kan aansluit en ek het verduidelik dat die beste manier sou wees om die Kerkraad van Swellendam te vra om hulle oor te dra aan die herderlike sorg van die Hervormde Kerk en tegelyk die Algemene Kommissie te vra om Kaapstad verlof te gee om hulle op te neem. Ek het hulle gehelp om sulke briewe op te stel, maar voordat hulle vertrek het, het ek hulle weer soos voorheen op die hart gedruk dat die beste oplossing sou wees as hulle tevredenheid in die N.G. Kerk kan vind.

Op 24 Oktober het ek afskrifte van briewe ontvang wat deur 22 persone onderteken is, gerig aan die Kerkraad van Swellendam en aan ons Algemene Kommissie waarin hulle vra vir oordrag na, en opneming in die Hervormde Kerk. Die oorspronklike van hierdie briewe het u seker al ontvang.

Die volgende dag het ek 'n brief van die Moderatuur van die N.G. Kerk ontvang, onderteken deur dr. A. J. van der Merwe, dr. J. D. Vorster en die Scriba Synodi, waarin hulle vra dat ons die ontevredenes nie moet ontvang nie.

Die posisie is dus op die oomblik soos volg:— Die N.G. Moderatuur het baie hard probeer om die ontevredenes tegemoet te kom en het daarin geslaag om ongeveer twee-derdes van hulle te versoen. Die origes klop keer op keer aan by die Her-

vormde Kerk. Ons het eenkeer die deure gesluit en ek het persoonlik hard probeer van die begin af aan om hulle te beweeg om terug te gaan na hulle ou Kerk waarin hulle grootgeword het, soos blyk uit my verslae. Aan die anderkant kon ek nie onvriendelik wees en die mense wegjaag nie.

Nou klop hulle weer aan. Die houding van die N.G. Kerk is dat ons die deure vir ewig gesluit moet hou en sodoende die mense dwing om terug te gaan. Die Kerkraad van Kaapstad voel egter dat geen dwang die probleem sal oplos nie, en ons is oortuig dat die toepassing van dwang in hierdie geval tot kerkeloosheid sal lei. Ons sal baie dankbaar wees as die N.G. Kerk hulle só kan versoen dat niemand uit Swellendam die Hervormde Kerk nodig het nie. Aan die anderkant voel ons dat as hulle aanhou om te klop, ons hulle nie moet verstoot nie.

Die Kerkraad van Kaapstad laat die beslissing geheel aan die H.E. Moderamen oor, aangesien die Moderatuur van die N.G. Kerk en die Moderamen van ons Kerk oor hierdie saak samesprekings gevoer het. Ons wag dus op 'n opdrag van u.

Ek stuur 'n afskrif van hierdie verslag aan die Moderatuur van die N.G. Kerk en aan die broeders in Dipka.

**A. BRANDT,**
**(Predikant van die Ned. Hervormde Gemeente, Kaapstad).**

KAAPSTAD.
30 Oktober 1968.

## HOOFSTUK VI

### STIGTING EN ONTWIKKELING

Tot sover die verslae. Die Kerkraad van die Ned. Gereformeerde Gemeente Swellendam het geweier om die 22 persone wat die versoekskrif geteken het, aan die sorg van die Hervormde Kerk oor te dra. Intussen het die Moderamen van die Ned. Hervormde Kerk in Pretoria besluit dat die tyd aangebreek het om die broeders en susters van Swellendam wat kerkeloos geword het op te neem in die Hervormde Kerk. Hulle sou nie 'n afsonderlike gemeente vorm nie, maar opgeneem word as lede van die Hervormde Gemeente Kaapstad. In sy brief aan mnr. B. P. J. Badenhorst, skryf ds. T. F. J. Dreyer, Skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering amptelik as volg: „Aan my is opgedra om u te berig dat dit u vry staan om by die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Kaapstad aan te sluit". Met hierdie amptelike goedkeuring het die Wyk Swellendam van die Hervormde Gemeente Kaapstad tot stand gekom.

Op 3 Desember 1956 het ek die eerste vergadering van lidmate gehou op die plaas van die familie Swart, „Landplaas", waar daar 'n onbewoonde huis was waar ons dienste kon hou. Na afloop van die aanddiens het ek die lidmate welkom geheet as lede van die Hervormde Kerk en die hoop uitgespreek dat hulle tuis sou voel en ná al die struweling en onrus, vrede sou vind. Op dieselfde vergadering is die eerste ampsdraers gekies:

Br. Gideon H. Odendaal as Skriba
Br. B. P. J. Badenhorst as Ouderling
Br. Johannes Swart as Diaken en kassier.

Hierdie Kerkraadslede sou volle sitting op die Kerkraadsvergaderings van Kaapstad hê. Verder is besluit dat die Wyk Swellendam sy eie bankrekening sou open en 'n vergoeding aan Kaapstad betaal vir die deeltydse bearbeiding deur myself, en vir reiskoste. Ek het onderneem om eenkeer per maand Swellendam te besoek vir die bediening van Woord en Sakrament en vir huisbesoek.

Die Wyk Swellendam was vol energie en ondernemingsgees vir die opbou van die Gemeente. Reeds op 1 Maart 1957 is besluit om grond vir die bou van 'n Kerk aan te koop en op 27 April is 'n groot Dankfees op Dipka gehou, waar ook baie vriende van die Hervormers teenwoordig was. Daardie naweek het die Nagmaalsvie-

ring in die Anglikaanse Kerk van Swellendam plaasgevind, met vriendelike toestemming van ds. Lloyd.

Die boukommissie, bestaande uit broeders, B. P. J. Bodenhorst, J. van Niekerk Eksteen, P. L. M. Dunn en G. H. Odendaal het met die argitek wat die kerkgebou in Kaapstad ontwerp het, mnr. J. C. Jongens, in verbinding getree, en hy het 'n mooi plan geteken en die bouery het begin! Op 18 November 1957 is nog 'n Ouderling en Diaken bygekies naamlik Br. Van Niekerk Eksteen en Br. Albertus Moolman respektiewelik.

My pligte in Kaapstad het my taamlik besig gehou sodat ek nie meer as eenkeer per maand Swellendam toe kon gaan nie. Maar hierdie ywerige en belangstellende jong Wyk wou graag meer dienste en bearbeiding hê. Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het 'n rondskrywe aan 'n aantal predikante gerig om te vra of iemand vir ses maande na Swellendam kon gaan. Die Kerkraad van Duncanville het aan hulle predikant, ds. W. F. H. Huyzers, verlof toegestaan, en hy en mev. Huyzers het vir 'n aantal maande Swellendam toe verhuis. Hulle het hulle intrek geneem in die tuishuis van Br. L. G. Swart in die dorp, en hierdie huis wat as tydelike pastorie gedien het, het die middelpunt van die aktiwiteit van die gemeente geword. Die besoek van ds. en mev. Huyzers het vir die Wyk veel beteken.

Saterdag, 29 Maart 1958 was 'n groot dag vir die Wyk Swellendam, want dit was die inwyding van die pas voltooide kerkgebou. Ek het gepreek na aanleiding van Mattheus 16 vers 18: „Ek sal my gemeente bou". Die kerk was stampvol; gelukwense het van alle oorde ingestroom en die gees van blydskap en feesviering is bevorder deur die persoonlike teenwoordigheid van afgevaardigdes. Ds. A. C. Lloyd het die gelukwense van die Anglikaanse Kerk oorgebring; Ds. W. F. H. Huyzers van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika; Ouderling B. P. Havenga van die Gemeente Kaapstad en Burgemeester M. B. Reid van die Dorp Swellendam. Ouderling J. van Niekerk Eksteen het namens die plaaslike Wyk gepraat.

Die Nagmaalservies is geskenk deur die susters van Swellendam; die doopvont deur Br. Barrie Badenhorst; die voordeure deur Br. Attie van As; die Kanselbybel deur Br. Loutjie Swart; die koraalboeke een deur die susters van Kaapstad en die ander deur die gesin Van Niekerk Eksteen en die voorsittershamer deur die Kerkraad van Kaapstad. Die hele feesviering is gekenmerk deur 'n gees van dankbaarheid.

Dit was vanselfsprekend dat so 'n aktiewe en geesdriftige groep gemeentelede nie lank 'n wyk van 'n verafgeleë gemeente sou bly nie. In die vergadering van die Ring van Kaapstad op 18 en 19 April 1958 te Kaapstad is op versoek van Swellendam verlof gegee om van Kaapstad af te stig en 'n selfstandige Gemeente te vorm, met grense wat 'n geweldige gebied insluit, naamlik van die see by Hermanus in reguit lyne na Botrivier, Villiersdorp, Worcester, Touwsrivier, Laingsburg, Prins Albert, Uniondale en weer terug na die see by Knysna. Die genoemde dorpe is ingesluit in die Gemeente. Op 'n gemeentevergadering op 16 Julie 1958 is die besluit van die Ring bekragtig, en so het die Nederduitsch Hervormde Gemeente Swellendam tot stand gekom. Die koop van 'n pastorie, die verbeterings daaraan, en die beroep van 'n predikant het gou gevolg. Op 5 April 1959 is ds. M. J. Naudé, vroeër van Silverton, as eerste vaste predikant van Swellendam bevestig.

Met die koms van 'n vaste predikant in Swellendam, kon die verafgeleë en verspreide Hervormers in die George-Oudtshoorn-Knysna-gebied ook bearbei word. Dr. J. W. Pont en mnr. A. J. Opperman van Oudtshoorn het gevra of daar 'n wyk van Swellendam op Oudtshoorn gestig kon word. Ds. Naudé het daarheen gegaan, en baie gou het dit 'n gereëlde besoek met bediening van Woord en Sakrament geword. In die notule van 'n ge-



*Die eerste drie ampsdraers gekies toe die gemeente nog 'n buitewyk van Kaapstad was: In gewone volgorde: Diaken J. C. Swart (Kassier), Oudl. B. P. J. Badenhorst, Br. G. H. Odendaal (Skriba). Later is broeder Swart deur broeder B. Badenhorst (Jnr.) as Kassier opgevolg. Tans is Br. Swart weer kassier.*

meentevergadering te Swellendam op 10 Mei 1959 staan geskrywe: „Ds. Naudé deel die vergadering mee dat daar baie blydskap te bespeur is onder die lidmate te Oudtshoorn, wetende dat hulle nou weer aan 'n gemeente behoort en gereëld bearbei sal word". Later is wyke georganiseer in George, Hartenbos, Gamkaskloof en Worcester.

Gedurende die eerste helfte van 1961 het Ds. M. J. Naudé vertrek en in Oktober 1961 is ds. F. J. H. Buitendag van Meyerton as predikant van Swellendam bevestig. Ds. en mev. Buitendag het hulle gou, soos hulle voorgangers, onder die Swellendammers tuis gevoel, en die pastorie in Stasiestraat het die aanloopplek van die gemeentelede geword, waar hulle die noue verbintenis met hulle predikantsgesin en hulle Kerk bevorder het. Die susters was reeds hard besig met die insameling van fondse vir 'n orrel, wat in 1962 in gebruikgeneem is.

Teen die einde van 1964 het ds. Buitendag 'n beroep na Durban aangeneem, en op 21 Februarie 1965 is ds. C. G. Botha van Vanderbylpark as predikant van Swellendam bevestig. Ds. en mev. Botha is nou nog daar en doen uitstekende werk vir die Hervormde Kerk in die uitgestrekte gebied van Suid-Kaapland.

Die gemeente toon in die buitewyke reeds tekens van vestiging. Daar is alreeds 'n boufonds vir die Mosselbaai-Hartenbos kompleks, en onlangs is op Oudtshoorn ook 'n boufonds gestig.

Die kerkraad van die hele gemeente bestaan uit die volgende:

**Swellendam en omstreke:** Oudll. B. P. J. Badenhorst, F. J. van Eeden, A. J. Moolman.

Diakens: J. P. van Dyk Steyn, J. C. Swart, H. Lourens.

**Oudtshoorn en omstreke:** Oudll. A. S. A. Opperman, I. D. van der Merwe, S. S. van der Merwe, H. J. Herbst, N. W. de Klerk.

Diakens: A. W. Koen, J. R. Stone, N. J. Harding, P. P. Lindeque, P. A. Burger, I. J. Myburgh, G. J. Rossouw.

Die volgende ouderlinge het in die afgelope tien jaar die gemeente ontval: P. L. M. Dunn (Oom mollie), W. Pentz, D. Kruger. Die gemeente eer hulle nagedagtenis.

Die gemeente Swellendam is nog jonk in die geskiedenis van die Kerk van Christus op aarde, maar in die tien jaar van sy selfstandige bestaan het die Gemeente lewenskrag en toewyding getoon. Vir die lidmate is geen opoffering te groot nie.

Die bywoning van die dienste is uitstekend. Mag die Koning van die Kerk hierdie Gemeente seën; die Predikant met sy gesin, die Kerkraad, die gemeentelede, en die toegewyde werk wat gedoen word met soveel liefde vir die uitbreiding van Gods Koninkryk.

